220

# Met ons harte sing ons, Here

Met ons har - te sing ons, He - re,
van u lief - de meer en meer.
Aan die kruis het U ons son - de
als ge - dra met geen ver - weer.

1 1b 2 3

X Lied :

1(b)

Juig, o juig oor ons Ver - los - ser,

van ons las is ons be - vry.

Ons sal aan U, Red - der, He - re,

net uit dank ons le - we wy.

2.

Met ons monde bring ons, Here,
aan U hulde in ons lied.
Aan die kruis het U die losprys
vir ons sonde aangebied.
Prys, o prys nou ons Verlosser,
vir ons redding is betaal.
U het deur u sterwe, Here,
die oorwinning reeds behaal.

3.

In 'n koor met duisend stemme
sal ons loflied U besing.
U nabye liefde, Here,
het in noutes ons omring.
Sing, o sing oor ons Verlosser,
prys sy Naam ons lewe lank.
Ons bly aan U trou, o Here -
- ons sal U steeds loof en dank.